SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 14 NOVEMBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Border Radioklub die heengaan, in die vroeë oggendure van 9 November, van hul lewenslange erelid Jack Dryton, ZS2CI, moet aankondig. Jack was vir baie jare lid van die Border Radioklub sowel as die SARL. Die Border Radioklub spreek sy innige meegevoel uit teenoor Jack se familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

DIE BESTE NUUS VAN DIE JAAR?

JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS

SARL HF-VELDDAG

PRESIDENT SE NET EN INTEGNET

NOMINASIES WORD INGEWAG VIR SARL TOEKENNINGS

AMATEURRADIO OMVAAR ANTARKTIKA

TWEE VLOOIMARKTE BINNEKORT

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

DIE BESTE NUUS VAN DIE JAAR?

Hoera!, gister het die SARL die lang verwagte brief van die Departement van Kommunikasie ontvang wat bevestig dat die Minister van Kommunikasie die

wysigings aan die Radioregulasies onderteken het. Maar, moenie nou reeds instorm nie, ons moet nog 'n bietjie langer wag. Die gewysigde regulasies kom eers in werking nadat dit in 'n Staatskoerant gepubliseer is en dit sal gedurende die volgende twee weke plaasvind. Intussen is daar egter niks wat ZR-lisensiehouers terughou om hulleself gereed te maak om, ooreenkomstig een van die prosedures wat in die nuwe regulasies vervat is, vir 'n ZS-lisensie aansoek te doen nie. 'n Item sal in volgende week se bulletin ingesluit word waarin verduidelik sal word wat ons in die toekoms mag en nie mag nie.

JAARLIKSE HERDENKINGSDIENS

Die jaarlikse herdenkingsdiens ter ere van radioamateurs wat in diens van Suid-Afrika gesterf het, word vandag Sondag 14 November om 10:45 oor die senders van Radio Sonder Grense uitgesaai. Die diens sal ook deur Amateur Radio Mirror Intermnational op 7 082, 9 750 and 17 700 kHz herlei word.

Die diens sal in Afrikaans gelei word deur Ds. Hannes Enslin, ZR6JDE, leraar van die NG Gemeente Silverton. Ons versoek dat amateurs gedurende die uitsending radiostilte sal handhaaf.

SARL HF-VELDDAG

Die tweede been van die SARL se HF-Velddag is oor hierdie naweek van 13 en 14 November op die lug. Dit het gister om 12:00 SAT begin en eindig vandag om 12:00 SAT. Dit is die laaste SARL-kompetisie vir 2004.

Die doel van die kompetisie is om Suider-Afrikaanse stasies by 'n kompeterende en sosiale geleentheid onder gesimuleerde noodtoestande betrokke te kry, asook om die publiek oor amateurradio ingelig te hou. Die kompetisie is oop vir alle radioamateurs in Suider-Afrika.

Die 160, 80, 40 en 20 m-bande is die enigste bande wat gebruik mag word, en slegs foon- en GG-werking word toegelaat.

Die volledige reëls is met HF Happenings no 120 uitgestuur en is ook op die SARL se webwerf by by www.sarl.org.za beskikbaar.

AMATEURRADIO OMVAAR ANTARKTIKA

Hierdie nuusberig oor 'n komende opwindende gebeurtenis is uit WIANews verkry.

Noem hierdie een amateurradio regoor Antaktika. Dit het op 14 September begin toe die befaamde jag "Apostol Andrey", toegerus met 'n operasionele amateurradiostasie, begin het om die Antarktiese gebied te omvaar. Gedurende die vaart sal die jag langs die kus van Antaktika vaar sonder om die 60ste breedtegraad, wat soos per internasionale ooreenkoms die grens van die Antarktiese gebied is, noordwaarts oor te steek. Die bemanning sal poog om 'n rekord vir seiljagte daar te stel deur so veel moontlik suid van die 70ste breedtegraad te bly. En vir amateurradio, hier volg nou die beste nuus. Die kaptein van die "Apostol

Andrey" is Nikolay Andrey, R3AL. Hy beplan om vanaf die begin van Desember tot einde Maart 2005 vanuit die Antaktiese gebied op die lug te wees. Die QSL-kaarte vir hierdie ekspedisie is alreeds gedruk en daarvoor is ook spesiale koeverte sowel as 'n offisiële Russies posstempel aan boord. Vir besonderhede oor die wêreldwye antarktiese program, gaan na die WêreldWyeWeb. Die plek is in die kuberruimte by www.ddxc.net/wap.

NOVEMBER RAE

Hierdie eksamen vind eerskomende Donderdag 18 November om 19:00 by verskeie sentrums regoor Suid Afrika plaas. Ons vertrou dat al die kandidate goed met punte beloon sal word vir die harde werk wat hulle gedurende die afgelope paar maande ingesit het en ons sien daarna uit om hulle op die amateurfrekwensies te verwelkom. Ook sê ons baie dankie aan al die klubs en dosente vir hul toegewyde pogings om die ledetal van van die radioamaateurgemeenskap uit te brei.

NOMINASIES VIR SARL TOEKENNINGS WORD INGEWAG

Nominasies word ingewag vir die volgende SARL-toekennings vir prestasies gedurende die afgelope jaar behaal:

1. Lewenslange Erelidmaatskap (SARL se hoogste toekenning);
2. Willie Wilson Goue-Wapen (vir uitsonderlike en voortreflike diens aan die Liga);
3. Jack Twine Toekenning (aan amateurs wat in die opinie van hul medeamateurs en die Raad van die Liga, die voorbeeld is van die goeie eienskappe wat 'n Radioamateur moet hê);
4. Arthur Hemsley 2 meter Trofee (vir uitsonderlike prestasie op AMA of soortgelyke troposferiese voortplanting);
5. Barney Joel Trofee (vir die beste vertoning op HF terwyl mobiel);
6. Joseph White Plaak (vir uitsonderlike prestasies op die 432 MHz-band);
7. Bert Buckley Sesmeter Trofee (vir individuele prestasie in die 6 meterband);
8. ICOM Uitmuntendheids Trofee (aan 'n amateur vir internasionale erkenning verkry vir Suid-Afrika, in die Amateurdiens);
9. RadioZS BHF Trofee (langste afstand behaal in die 2 meterband);

Die name van die genomineerdes sowel as die toekenning, tesame met 'n kort motivering moet gestuur word aan Die Sekretaris, SARL, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735 of per e-pos aan secretary@sarl.org.za of per faks aan 011 675 2793 voor 30 November 2004.

PRESIDENT SE NET EN INTEGNET

Volgende Sondag kom die President se net om 19:00 op die lug en sal deur Integnet om 20:00 gevolg word. U sal deur 'n herhaler naby u daaraan kan deelneem asook op 3 718 kHz vanaf Pretoria.

Tydens Integnet sal Ian Able Echolink en IRLP bespreek wat twee netwerke is

wat van die internet gebruik maak om radioamateurs en herhalers wêreldwyd te verbind.

Ten einde u herhaler aan die netwerk te koppel, stuur 'n e-pos aan armi@sarl.org.za met besonderhede van die telefoonnommer wat gekoppel moet word sowel as die frekwensie en dekkingsgebied van die herhaler. Weens netwerkbeperkings kan selfone en voorafbetaalfone nie gekoppel word nie. Versoeke moet teen volgende Vrydag ontvang word.

RADIO 702 EN CAPE TALK SAL AMATEURRADIO AANBIED

Radio 702 en Cape Talk sal op 4 Desember tussen 06:00 en 07:00 weereens amateurradio aanbied met geleenthede om per telefoon of tweemeter in Gauteng of via 7 082 uit die res van die land in te skakel.

Die program het soveel e-posse aan die radiostasie tot gevolg gehad dat die aanbieders besluit het om amateurradio weereens na die ateljee uit te nooi.

KZN RADIOKLUBS SE GROOT RUILWINKEL

Die Highway Amateur Radio Club hou 'n GROOT Ruilwinkel op 27 November, 2004 vir KZN Radioklubs. Dit is 'n Bring Alles & Braai-byeenkoms by die QTH van John, ZS5JF om 11:00 te Monteseel, af van die R103. Daar sal inroepfasiliteite wees.

MEGA-VLOOIMARK IN PRETORIA

Die Pretoria Amateurradioklub sal weereens hul MEGA-vlooimark op die Suid-kampus van die Universiteit van Pretoria op Saterdag 27 November 2004 beginnend om 09:00 hou. Tafelbesprekings kan by Almero, ZR6RY, by 082 908 3359 gemaak word, nie later as 1 week voor die geleentheid nie.

CQ WW ESB WEDSTRYD

ZS6MG het vanaf Namibië as V55V aan die CQ WW ESB-wedstryd op 30/31 Oktober in die kategorie vir enkeloperateurs op alle bande, deelgeneem.

Gedurende die 40 uur van bedrywigheid is daar 3 500 QSO's gemaak en 5,4 miljoen punte versamel, wat 'n nuwe SONE 38 rekord daargestel het vir hierdie kategorie in hierdie wedstryd.

Vir diegene wat V55V gewerk het en 'n kaart benodig, QSL via Z33AA.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus,ZS6KOB, rapporteer dat die sonvlekgetal oor die afgelope aantal taamlik wipplank dae gery het, maar teen die 9de kwaai afwaarts begin neig - 'n tendens wat hoogs waarskynlik vir die volgende paar dae sal voortduur. Dit was Donderdag 50,6 teenoor verlede week se 86,9- dus 'n aansienlike daling. Hierdie relatiewe lae sonvlekgetal het dan ook sy tol op die DX-bande ge-eis. Op 9 tot 10 November was daar buitengewone stormagtige toestande met sonwinde wat tot 903 km/sek gehaal het - waarskynlik die hoogste in 'n baie lang tyd. Hierdie stormagtige toestande was as 'n sg. klas 12 geklassifiseer - die hoogste sedert

28 Oktober 2003. Toestande mag vandag verbeter as gevolg van 'n koronale massa-invloei na die aarde. Oor die algemeen word voortplantingstoestande as uiters swak beskou. Die verwagte gemiddelde sonvlekgetal vir November word op 31,0 geskat.

DAGBOEK VAN GEBEURE

13-14 November Tweede been van die SARL HF-velddag; 14 November Jaarlikse herdenkingsdiens vandag om 10:45 op Radio Sonder Grense se senders. Amateurs word gevra om radiostilte te handhaaf gedurende die diens; 18 November Eerskomende Donder vind die volgende RA-eksamen plaas; 21 November Volgende Presidentsnet en Integnet; 27 November Megavlooimark in Pretoria; 30 November 2004 Laaste dag vir indiening vir Nominasies en Mosies vir 2005 AJV; 9 April 2005 AJV van die SARL.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX